# PSALM 118

Kom, loof die Heer se lief - des - da - de

ge - tuig daar - van, o Is - ra - el,

en ein- de-loos is sy ge - na - de,

laat al - mal dit bly oor -ver - tel.

1(b)

Ek het in swaar om - stan-dig - he - de
en nood ver-keer, ek was be - noud;
ek het ge- roep in my ge - be - de,
die He - re God was my be-houd.

2.

God *staan my by,*
*ek ken geen* vrees nie.
Kan *iemand ooit iets* doen aan my?
In *nood sal ek alleen nooit* wees nie
want *God is altyd aan my* sy.
Ver*trou jy* op 'n *mens, ‘n* hoë,
vra *jy dat hy jou* hulp verskaf?
Wie *God vertrou, staan nooit* bedroë,
kom *altyd beter daarvan* af.

3.

Van *oral soos 'n swerm* bye
het *nasies alkant* my beleër.
Maar *God het in sy medelye*
van *my hul aanval afgeweer.*
In *vlamme* van 'n *vuur wat* knetter,
het *hulle in sy* gloed beland.
In *God se Naam is hul* verpletter.
Hul *was nie teen sy krag bestand.*

4.

Hoe *groot en kragtig is die* dade
van *Hom deur wie ons* triomfeer!
Hoe *groot en kragtig sy genade!*
Hoor *net hoe juig ons in die* Heer.
Hoe *swaar en* hard ook *sy kas*tyding,
ek *is gespaar om* te getuig:
Uit *eindelik gee Hy bevryding.*
Hoor *hoe die laer oor Hom* juig.

5.

Die *deur wat altyd vir ons* oopstaan,
vir *almal wat reg*verdig is,
staan *oop vir my dat ek kan* ingaan
na *Hom met my getui*enis.
Ek *wil Hom* met 'n *loflied* toesing.
Ek *is verhoor in* my gebed.
Ek *wil Hom loof vir my ver*lossing;
Hy *het my van die dood* gered.

6.

Die klip wat eers 'n plek ontsê is
as bousteen in die groot gebou -
Die steunpunt waar dit ingelê is,
is later daaraan toevertrou.
Dit is vir almal helder sigbaar,
wie oë het, kan dit bemerk.
Dit is alleen vir ons verklaarbaar
as goddelike wonderwerk.

7


Dit is die dag wat Hy ge-maak het.


Kom, laat ons juig, want God is goed.


Hy wat in nood oor ons ge - waak het,


laat ons Hom in sy huis ont-moet.

7(b)



Vra dat Hy voor-spoed gee en loof Hom;



vra om sy red -ding; kom, juig saam.



Wees bly en prys wie in sy Naam kom,



ont - vang sy seën en prys sy Naam.